# PSALM 50

50



Die Heer is God en Hy al - leen.



Hy roep die wê - reld op en spreek



van waar die son sy dag-lig breek



tot waar die son weer on-der-gaan.



Uit Si - on se vol-maak-te prag



ver-skyn dié God in hel - der glans.

**2.**

Hy *bly nie stil nie, hoor, Hy* kom,
en *vlammend brand 'n* vuur voor Hom.
Vanuit *'n stormwolk rondom* Hom
roep *Hy die hele* aarde op;
die *hemel roep Hy* teen sy volk,
teen *dié gebind deur* sy verbond.

3.

"Maak *my verbondsvolk bymekaar,"*
sê *Hy, regverdig* in sy saak:
"My *volk, my saak gaan Ek nou* stel:
Teen *jou getuig Ek* Israel.
Ek *is jou God, jou* God is Ek
en *meer as offers* wil Ek hê."

4.
"Meer *as jou jong bul wil Ek* hê,
Ek, *met my wild van* bos en berg.
Met *als wat lewe op my* veld,
sou *Ek jou vra om* My te voed?
Eet *Ek die vleis van* offergoed,
drink *Ek die offer*bok se bloed?"

5.

"Die *offer wat Ek vra, is* lof,
bring *dus as offer* dank aan God.
Ge*loftes moet jy My betaal*
en *roep My in* benoudheid aan.
Ek *help jou uit as* jy My smeek,
as *jy My aanroep* en My eer."

6.
"Jy *sê slegs wat Ek voorskryf* op,
jy, *goddelose* met jou mond.
Beroep *jy jou op my verbond*,
maar *sonder dank en* sonder lof?
Want *dit wat Ek jou* eintlik leer,
daar *van het jy jou* afgekeer."

7.

"Jy *loop en steel met diewe* saam,
en *egbreuk pleeg jy* waar jy kan.
Jou *tong ryg leuens aanmekaar*
en *jy bedrieg* sodra jy praat.
Selfs *teen jou broer* bepraat jy kwaad;
selfs *hy word deur jou* sleggemaak."

8

50



"Sal Ek dan daar-oor stil kan bly



en jou laat dink Ek word soos jy?



Nee, re-ken-skap is wat Ek eis:



Ek kla jou aan en waar-sku jou.



My wet sal jy moet on - der- hou



en re-ke-ning met My moet hou."

9.

"Jy *moet jou aan my woorde* steur
want *anders sal Ek* jou verskeur.
Sal *iemand anders jou kan* red?
Ek *sal jou red, maar* lewe reg.
Hou *by my wet, bewys* My eer,
laat *lof jou offers* aan My wees."